# PSALM 120

120

God, my hulp, is daar soos al - tyd
in die dag van my be - nard-heid;
Hy het my ge - bed ver - hoor:
"Red my, Heer, van die ver - raai - er,
vals - aard en die woordver - draai - er.
Gee my aan sy tong nie oor."

1 2 3

X Lied :

2.

Jy, bedrieër, wat nie omgee
hoedat God teen jou sal optree,
weet: Sy pyl tref raak en skerp.
Hy sal soos 'n wakker krygsman
boog en pyle teen jou styfspan,
kole sal Hy op jou werp.

3.
Hoe ellendig, Here, was ek
daar in Kedar en in Mesek,
daar waar hul die vrede haat.
Vrede bly my groot begeerte,
maar hul praat van oorlog, Here,
as my mond van vrede praat.